349

# Kom, kinders, besing met 'n vrolike stem



Kom, kin - ders, be - sing met 'n vro - li - ke stem



die won - der van God in die stad Bet - le - hem,



want daar is die Hei - land ge - bo - re, dié nag,



die hoop van die wê - reld, deur eeu - e ver - wag.

2

Geringe klein dorpie in duister gehul,
'n heilswoord is deur
dié geboorte vervul:
Die lig van die wêreld,
die God'like Kind,
is Jesus in wie ons die saligheid vind!

3

In need'rige krip
was sy bedjie berei -
Die Kind wat die harte
van almal verbly.
Omhoog, uit die hemel,
sing engele eer,
die herders en wyses
kom kniel voor Hom neer.

4

Ons bring soos die herders
en engele weer
aan Hom alle hulde,
ons Heiland en Heer.
Verlos van die sonde,
besing ons tesaam
die roem en die eer
van sy heerlike Naam.